# Ek wil die Here loof en prys



Ek wil die He - re loof en prys so -lank as ek nog leef;



aan Hom my dank en eer be -wys om- dat Hy my ver -geef.



Nooit kan ek Hom ver-goed nie, tog bly Hy gee en gee.



Ek sing dus steeds my lof - ge-sang aan Hom, my redder, Heer.

2.

Ek wil dit wyd en syd vertel:
Die Here sorg vir my.
Hy het dit in sy Woord beloof -
net Hy is God vir my.
In angste, laste, sorge,
in vreugde en in rou
kan ek sy waarborg steeds onthou:
Jou herder sorg vir jou.

3.

Ek wil die Here loof en prys
solank ek asemhaal.
Ek wil my dank en eer bewys
in blye jubeltaal.
Ag, ek bly altyd maar vir Hom
'n arme bedelaar.
En Hy hou aan met gee en gee;
ek sing: Hy's wonderbaar!